# Na ons bestaan in tyd en ruimte

**594**



Ná ons be - staan in tyd en ruim-te,



waar al - les om ons kwyn en slyt,



maak God die aar - de en die he - mel



weer een-dag nuut, in heer - lik - heid.



Vol-maak staan al - les skit - ter - skoon;



God self kom e - wig by ons woon.

2

Al het gelowiges op aarde
hul vreugde, vrolikheid, plesier -
dis tydelik en onvolkome
teen wat ons eendag bly sal vier.
Verlangend na die Bruidegom
roep Gees en bruid: Ja, Here, kom!

3

**Dán volg die volle openbaring**
**van wat ons hier nie kon verstaan;**
**dáár sien ons duid'lik die verklaring**
**waar ons nog nou verbysterd staan.**
**Verwonderd vier verlostes fees -**
**God sal in almal alles wees.**